SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 4 JULIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE WET OP BESKERMING VAN PERSOONLIKE INLIGTING (PoPIA)

DIE AMSAT-SA RUIMTESIMPOSIUM OP 10 JULIE

en

DIE RADAR-UITDAGING EN DIE IARU HF-KAMPIOENSKAPPE VOLGENDE NAWEEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van vier Stil Sleutels:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutels van Hans Breebaart, oud-ZS6AXC, Phil Kauffman-Sorenson, ZS2NP, Johann de Beer, ZR6YV en IARU Streek 1 Vise-president Faisal Alajmi, 9K2RR stil geword het.

Hans is op Donderdag 10 Junie oorlede en Phil op Dinsdag 29 Junie, terwyl Johan op Woensdag 30 Junie 2021 oorlede is. Johan was 'n lid van die Pretoria Amateurradioklub en sal onthou word vir sy bydrae tot radiokommunikasie vir Motortydrenne. Faisal is op Vrydag 2 Julie oorlede na 'n lang tydperk van hospitalisasie met COVID. Hy was Streek 1 Vise-president sedert die Algemene Konferensie in 2014 en was 'n energieke en aktiewe ondersteuner van amateur radio in die Arabiese wêreld en wêreldwyd.

Ons betuig die innige meegevoel met die families en vriende van hierdie radio amateurs.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE WET OP BESKERMING VAN PERSOONLIKE INLIGTING (PoPIA)

Op Woensdag 30 Junie 2021 het die SARL Sekretaris twee SARL Kommunikasies uitgestuur oor die Wet op die Beskerming van Persoonlike Inligting wat op Donderdag 1 Julie 2021 in werking getree het. As deel van die beskerming van jou inligting, nooi die SARL Raad vir SARL-lede en nie-lede om te besluit op

een van drie opsies vir die SARL Roepseinboek. Klubvoorsitters word versoek om dit met alle radio amateurs in hul Klub gebied te deel.

Opsie 1. Laat alle besonderhede toe. Dit is tans die standaard.

Opsie 2. Onderdruk slegs die adres, e-pos en telefoon besonderhede. Die roepsein en die naam van die persoon sal die enigste inligting wees.

Opsie 3. Onderdruk alles. Die roepseinboek sal reageer met die boodskap 'Persoonlike besonderhede weerhou.'

As jy besluit het op Opsie 2 of 3, stuur dan 'n e-pos na secretary@sarl.org.za teen 23:59 SAT op Woensdag 14 Julie 2021 om die verandering aan te vra.

DIE ZS5 NAELLOOP VANMIDDAG

Die ZS5 Naelloop word van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT) aangebied vanmiddag Sondag 4 Julie 2021 met GG en foon aktiwiteit op 40 meter. Die uitruiling vir ZS5-stasies is 'n RS- of RST-verslag en die dorpsnaam, terwyl ander 'n RS- of RST-verslag en provinsiale of landsafkorting gee. Logstate in ADIF-, Cabrillo- of MS Excel-formaat moet teen 23:59 SAT op Vrydag 9 Julie 2021 per e-pos ingedien word na zs5contest@harc.org.za. Kry al die inligting op bladsy 79 van die 2021 Blouboek.

DIE AMSAT-SA RUIMTESIMPOSIUM OP 10 JULIE

Die Ruimtesimposium word op Saterdag 10 Julie 2021 gehou vanaf 10:00 SAT op die BlueJeans-platform. Registrasie vir SARL- en AMSAT SA-lede is gratis. Leerders en studente kan gratis registreer wanneer hulle hul studentenommers of skoolbesonderhede verstrek. Nie-lede betaal 'n nominale fooi. Metdie skryf van hierdie uitgawe van SARL Nuus is meer as 50 registrasies ontvang, waaronder een uit Japan. Die program bevat 'n indrukwekkende groep sprekers en opwindende nuwe onderwerpe. Die volledige program kan afgelaai word vanaf die SARL- en AMSATSA-webwerf. Bespreek voor 12:00 SAT op Vrydag 9 Julie! Sluit by plaaslike en internasionale sprekers aan by die AMSAT SA Ruimtesimposium

AMSAT-SA TEKEN 'N MOU MET DIE UCT SPACESOC

AMSAT-SA en SpaceSoc sal saamwerk aan satelliet projekte en sal gesamentlike lanseer geleenthede identifiseer en aanvra. Die eerste aansoek om 'n lanseering is deur UCT SpaceSoc by die UNOOSA Toegang tot Ruimte-program ingedien. Verskeie ander geleenthede word ondersoek. AMSAT SA en UCT Space Soc beplan ook verskeie ander projekte waarby amateur radio betrokke is.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

SARL VOLGENDE GENERASIE BAKEN FONDS NOU R20 400

Die SARL Bakenfonds het hierdie week gestyg tot R20 400. Die fonds is deur AMSAT SA gestig as 'n skare-befondsingsprojek om genoeg fondse te genereer om 'n volgende SARL-baken in die Karoo en die Wes-Kaap te bou en te installeer.

Dankie aan alle amateurs en klubs wat bygedra het. Word asseblief deel van hierdie inisiatief en skenk aan die SARL Bakenfonds. Om by te dra, gaan na www.amsatsa.org.za en klik op die R50-, R250- of R1 000-knoppie. Jy sal na die Payfast-webwerf, 'n veilige betalingskanaal, vervoer word waar jy jou kredietkaart besonderhede kan invoer. Daar is ook 'n skakel na die baken op die SARL-tuisblad. Jou donasie kan die verskil maak en amateur radiowetenskap vorentoe neem.

KOMPETISIE NUUS

Die RaDAR "Uitdaging" is 'n unieke geleentheid wat daarop gemik is om die gebruik van Vinnig Ontplooibare Amateur Radio-stasies te bevorder. Die tweede been duur van 00:00 UTC tot 23:59 UTC op Saterdag 10 Julie 2021, maar RaDAR-operateurs sal besluit oor hul maksimum, enkele periode, vier-uur lange aktiwiteit. Aktiwiteit is op alle bande en modusse behalwe QSOs via aardse FM-herhalers. Die RaDAR Uitdaging word nie as 'n kompetisie beskou nie, maar as 'n individuele uitdaging. Die uitruiling is jou roepsein, jou naam, 'n RS-, RST- of RSQ-verslag en jou 8 of 10 karakter ruitblok. Logstate moet teen 23:59 SAT op Donderdag 15 Julie 2021 ingedien word per e-pos aan edleighton@gmail.com. Kry al die reëls op bladsy 100 van die 2021 Blouboek.

Die IARU HF-kampioenskap vind vanaf 12:00 UTC op Saterdag 10 Julie plaas en eindig om 11:59 UTC op Sondag 11 Julie 2021 met GG en foon aktiwiteit op 160 tot 10 meter met die doel om met soveel ander amateurs, veral IARU Lidlande se HK stasies regoor die wêreld in verbinding te tree. Die ZS9HQ stasie benodig operateurs vir die kompetisie. Jy kan vanaf jou eie stasie werk met die HK-roepsein. As jy die naweek kan werk, stuur jou besonderhede na contest@sarl.org.za en hfmanager@sarl.org.za.

Een-en-twintig logstate is ontvang vir die derde been van die SARL 40 m Ruitvierkant Naelloop wat op Saterdag 19 Junie 2021 gehou is. Uit die logstate is opgemerk dat 'Leer om te luister' belangrik is! Die volledige lys uitslae is in HF Happenings 753 gepubliseer

1ste Wesrand ARK - 402 punte (13 logstate)

2de die Hibiskus-kus ARC - 120 punte (3 logstate)

3de Noord-Kaapse ARK - 110 punte (2 logstate)

Individuele tellings

1ste Sid, ZS5H - 80 punte

2de Gerhard, ZS3TG - 79 punte

3de Woody, ZS3WL - 69 punte

Sewe-en-twintig logstate is ontvang vir die SARL 2021 Top Band QSO Partytjie wat van 21 tot 25 Junie 2021 plaasgevind het. Alhoewel die band toestande uiters uitdagend was, het die 85 stasies wat deelgeneem het, 825 QSOs gemaak.

Deelname-sertifikate sal uitgereik word aan alle SARL-lede wat 'n logstaat ingedien het. Die volledige uitslae sal in HF Happenings 754 gepubliseer word.

1ste Johannes van Zijl - ZS4DZ - 140

2de Thanie Gibson, ZS4AZ - 138

3de Gerhard Coetzee, ZS3TG – 128

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar drie sonvlekgroepe sigbaar. Daar word geringe C-klas of M-klas fakkels verwag. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van dertig vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 17 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vanmiddag - die ZS5 Naelloop

9 Julie - provinsiale skole sluit

10 Julie - die RaDAR Uitdaging en die AMSAT-SA Ruimtesimposium

10 en 11 Julie - die IARU HF-kampioenskap

12 Julie - die Wesrand ARK vergadering

17 Julie - die Winter QRP-kompetisie en die Magalies and Highway ARK vergaderings

18 Julie - die ZS2 Naelloop

20 Julie - die PEARS- en Grens ARK vergaderings

21 Julie - die SARL 80 m Klub naelloop

24 Julie – die Kaapstad ARS vergadering

24 en 25 Julie – die Eilande op die Lug kompetisie.

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Op Woensdag 30 Junie 2021 het die SARL Sekretaris twee SARL Kommunikasies uitgestuur oor die Wet op die Beskerming van Persoonlike Inligting wat op Donderdag 1 Julie 2021 in werking getree het. As deel van die beskerming van jou inligting, nooi die SARL Raad vir SARL-lede en nie-lede om te besluit op een van drie opsies vir die SARL Roepseinboek. Klubvoorsitters word versoek om dit met alle radio amateurs in hul Klub gebied te deel.

Opsie 1. Laat alle besonderhede toe. Dit is tans die standaard.

Opsie 2. Onderdruk slegs die adres, e-pos en telefoon besonderhede. Die roepsein en die naam van die persoon sal die enigste inligting wees.

Opsie 3. Onderdruk alles. Die roepseinboek sal reageer met die boodskap 'Persoonlike besonderhede weerhou.'

As jy besluit het op Opsie 2 of 3, stuur dan 'n e-pos na secretary@sarl.org.za teen 23:59 SAT op Woensdag 14 Julie 2021 om die verandering aan te vra.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ...................................

Van die nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.